SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS SONDAG 11 JULIE 2004

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar sowel as per Echolink vanaf ZS6FCS. Echolinkgebruikers word uitgenooi om die bulletin op hul plaaslike herhalers te herlei.

Navrae oor hoe om Echolink te bekom en te gebruik of rapporte, kommentaar of voorstelle oor die Echolinkdiens sal waardeer word en kan per e-pos gestuur word aan zs6fcs@telkomsa.net.

In die nuus vandag:

SARL-LIDMAATSKAP

ICASA DATADASIS BEKOM

RADIOREGULASIES

WEN 'N ICOM V8000 MOBIELE SENDONTVANGER

AMSATCON SE PROGRAM GEFINALISEER

VOLGENDE INTEGNET SAL FOKUS OP GESKIEDENIS

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems. Besoek ook die SARL se webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradio-aangeleenthede.

Die SARLnuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio op die webwerf van die SARL te plaas by www.sarl.org.za/newsinbox.asp nie later nie as die Donderdag wat die bulletin voorafgaan. Indien moontlik doen dit asb in Afrikaans sowel as Engels.

U luister na ZS6SRL en die nuus volg in besonderhede:

SARL-LIDMAATSKAP

Die van u wat ernstig is oor u stokperdjie sal weet dat lidmaatskap van die SARL 'n intergrale deel van amateurradio in Suid Afrika is.

Die SARL se finansiële jaar strek vanaf Julie tot Junie die daaropvolgende jaar en daarom is dit nou tyd om u lidmaatskap te hernu of ook die REGTE TYD om by die SARL aan te sluit.

Lidmaatskapfooie is R290-00 vir gewone lede, R230-00 vir persone bo 65 jaar en R100-00 vir eggenotes van lede. Ledegelde kan direk inbetaal word in die SARL se bankrekening waarvan die besonderhede as volg is:

Bank Standardbank; Tak Killarney, Johannesburg; Rek No 001682059; Takkode 007205; Tipe rek Tjek.

U kan natuurlik ook u lidmaatskap hernu deur van die SARL se webwerf nl. www.sarl.org.za gebruik te maak.

ICASA-DATADASIS BEKOM

Die Raad van die SARL het daarin geslaag om die ICASA-databasis van radioamateurs te bekom. Hierdie databasis bevat nie vertroulike inligting nie, slegs roepseine, name en adresse. U kan raai dat hierdie databasis ver van volledig is. Daar is baie duplikaatinligting daarin, baie Stil Sleutels is nog op die lys, en baie nuwe amateurs se inligting verskyn nie in die databasis nie. Louis, ZS1LVH, het onderneem om die databasis sover moontlik op datum te kry. Daar is verskeie maniere waarop hy inligting kan bekom. As u 'n voorsitter of sekretaris van 'n klub is, stuur asb u klubdatabasis na Louis sodat hy dit vir vergelykings kan gebruik. Baie individue weet ook van Stil Sleutels wat nog op databasisse is, en gevolglik ook in verskeie roepseinboeke, of nuwe amateurs wat nog nie op databasisse is nie. Help asb vir Louis deur vir hom enige inligting te stuur wat u beskikbaar het. Sy e-posadres is zs1lvh@absamail.co.za of op pakket aan ZS1LVH@ZS0STB of u kan dit stuur aan secretary@sarl.org.za en Henry sal sorg dat Louis die inligting kry.

RADIOREGULASIES

Onder die voorgestelde Radioregulasies sal die Morsekodevereisde vervang word deur 'n aantal evaluerings. Kandidate wat 'n ZS-lisensie wil bekom sal enige een van hierdie evaluerings van hulle eie keuse moet voltooi.

Die SARL-raad het 'n konseplys van voorgestelde evaluerings vir kommentaar op 31 Maart gepubliseer. Nadat die kommentare wat ontvang is oorweeg is, het die Raad ooreengekom op 'n gewysigde stel evaluerings en het hulle nou vir verdere komentaar gepubliseer.

Die voorgestelde evaluerings is as volg: 1. Bevestigde kontakte met 100 verskillende stasies op enige band en modus. 2. Die konstruksie van 'n direkomskakeling- of superhetontvanger of kristalbeheerde sender vir enige amateurfrekwensie en modus. 3. 50 uur van publieke dienskommunikasie by sportgeleenthede, rampvoorbereidheidoefeninge of opvoedkundige stasie. 4. Professionele tersiêre kwalifikasie in elektronika of radio. 5. Morsekodebedrewenheid teen 5 woorde per minuut.

Vorige prestasie sal in ag geneem word sodat enigeen wat kan wys dat hulle reeds aan enige van die vereistes voldoen het in staat sal wees om aansoek te doen vir 'n ZS-lisensie sodra die nuwe regulasies in werking tree.

Volledige besonderhede van die evaluerings kan gevind word op die SARL se webblad by www.sarl.org.za. Die Raad nooi lede om kommentaar te lewer op die voorstelle. Kommentaar kan per e-pos gestuur word aan secretary@sarl.org.za of per faks aan die SARL-kantoor by (011) 675 2793 of per pos aan Posbus 1721, STRUBEBSVALLEI, 1735.

Kommentaar moet die SARL nie later as Sondag 25 Julie bereik nie.

WEN 'N ICOM V8000 MOBIELE SENDONTVANGER

Deur die SARL-hamfest op Saterdag 21 Augustus by te woon kan jy 'n splinternuwe ICOM V8000 sendontvanger ontvang of een van die ander bywoningspryse wen. Die toegangsfooi vir die geleentheid is R20 vir volwassenes. Vir kinders, leerders en studente is dit gratis. Die R20 toegangsfooi stel jou in staat om deel te neem aan die bywoningstrekking. Die enigste vereiste is dat jy teenwoordig moet weess wanneer die trekking om 15:30 plaasvind. Die ICOM sendontvanger is deur Multisource geskenk. Vladimir Karamitrov, ZS6MG, het meer besonderhede oor die V 8000.

Die lesingsprogram neem vorm aan. In die tegnologiesessie sal Tony Voorvelt, ZS6CCD, praat oor 200 jaar van die diode in 'n voordrag wat verskeie demonstrasies sal insluit.

Andrew Roos, ZS1AN, sal praat oor digitale spraak vir Amateur HF-kommunikasie. Hal Lund, ZS6WB, sal Digitale Tegnieke vir BHF bespreek en Prof. Alex Antonites van die Universiteit van Pretoria sal 'n voordrag lewer oor SETI, Soektog na Buite-aardseintelligensie. Die tegnologiestroom sal eindig met 'n voordrag oor Kraglynkomminikasie en die invloed daarvan op Amateurradio deur Hans van de Groenendal, ZS6AKV.

In Die Amateur in aksiestroom sal Chris Burger, ZS6EZ, praat oor Wedstryde. 'n Aantal ander voordragte soos DX-werking, Dxpedisies en Toekenningsjag word nog voltooi. Meer besonderhede sal in volgende week se SARLnuus voorsien word.

Die vlooimark sal om 13:00 begin wanneer die lesingprogram vir 'n uur en 'n half onderbreek word. Besoek ook www.sarl.org.za vir meer programbesonderhede.

AMSATCON SE PROGRAM GEFINALISEER

Die program vir die 2004 SA AMSATkonferensie is gefinaliseer. Besoek gerus die webblad www.amsatsa.org.za vir die volledige program asook registrasievorms. Jy word daaraan herinner om voor 20 Julie te registreer om voordeel te trek uit die vroeë registrasie-afslag. Om die nodige dokumentasie per faks te bekom, stuur 'n e-pos aan saamsat@intekom.co.za of stuur 'n faks aan (012) 991 5651 met die benodigde aantal.

Die opening van die konferensie sal deur Prof. Tony Broadhurst, die waarnemende hoof van die Departement van Elektriese en Elektroniese Ingeneurswese van die Universiteit van KwaZulu-Natal waargeneem word.

VOLGENDE INTEGNET SAL FOKUS OP GESKIEDENIS

Die volgende Integnet sal fokus op die geskiedenis van Amateurradio in Suid-Afrika. Dit sal op 15 Augustus om 20:00 SAT plaas vind. As jy 'n storie het om te vertel stuur 'n e-pos aan ARMI@sarl.org.za of 'n faks aan (0120 991 5651.

Klubs word genooi om 'n skakel na hul plaaslike herhaler te bespreek. Stuur besonderhede van die telefoonnommer wat gekoppel moet word aan ARMI@sarl.org.za.

KLUBNUUS

VERWYDERING VAN NAME VAN KLUBLEDELYS

Die Oos-Rand Radioklub se komitee het die volgende name van hul ledelys verwyder:

Amaro da Soussa, ZS6AFR; Chris Willigenburg, ZS6VB.

As gevolg hiervan sal Spektrum op Sondagaande en Morseklasse deur die week nie meer op die 145,675 Mhz herhaler van Oos-Rand uitgesaai word nie. Die komitee wens die twee persone sukses met hul verdere ondernemings.

VOORTPLANTINGSVERSLAG

Kobus, ZS6KOB, rapporteer dat voortplantingtoestande oor die afgelope week weereens baie swak was. Die sonvlekgetal was op Vrydag slegs 22,6 teenoor die ewe lae 26,6 van verlede week. Dit het oor die afgelope aantal dae aaneen bly daal en is sedert 20 Junie in 'n dalende fase. Die verwagting is dat dit hierdie week kan begin styg met 'n moontlike volgende hoogtepunt(maar nog steeds laag) ten die einde van volgende week. Aktiewe areas op die son se oppervlak was hoofsaaklik in die noordelike deel met heelwat minder in die suidelike deel. Geen noemenswaardige invloei van koronamassa na die aarde word verwag nie.

DAGBOEK VAN GEBEURE EN HERINNERINGS

24 Julie: AMSATCON2004, Durban; 7 Augustus: Magalies Radioamateurklub begin met RAE-kursus; 21 Augustus: Radiotegnologie-in-Aksie en vlooimark by die NARS; 2 Oktober: Vlooimark by die Oos-Rand Radioklub; Betaal SARL-lidmaatskapgeld; Maak 'n bydrae tot die fonds van die Suid-Afrikaanse Amateur Ontwikkelingstrust vir die SARL se IARU-lidmaatskap; Stuur artikels vir Radio ZS aan radiozs@sarl.org.za; Gesiggestremde amateurs kontak Dave, ZS1LDH, by 021-761-8386 of e-pos Dave, per adres die Kaapstad Amateurradiosentrum, na zs1ct@qsl.net indien u Radio ZS op band wil ontvang. Stuur SARL-geskiedenis per e-pos na zs6p@iafrica.com.

Die SARL nooi u om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 17 815, 9 750 en 7 082 kHz en 145,625 MHz in die Oos Londen-, 145,650 in die Durban-, 145,750 MHz in die Pretoria- en 438,800 MHz in die Sandtongebied te luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 21:00 SAT op 3 215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

Dit bring ons dan aan die einde van hierdie bulletin wat saamgestel is deur Gustav, ZS6BWN, en gelees deur …….. vanuit …………… as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

U het geluister na ZS6SRL en baie dankie dat u by ons aangesluit het. Dankie ook aan diegene wat items vir die bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so gereëld die herleidings waarneem.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u 'n aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX